**Waarom die VF+ nog nie selfbeskikking kon eis nie** en ek hoop al die misverstande word nou uit die weg geruim! 20190331

Hierdie het nie ten doel om Pieter de Klerk se werk ongedaan te maak nie, soos julle weet het Pieter ook duidelik vir ons gestel dat VF+ beleid naaste aan Kaapland 2025 roeteplan implementering is van partye wat SB steun en dus ook aanvullende rol speel tot die VF+ beleid.

Die skuld le by ons eie mense en nie direk by die VF+ nie! Moet nie vir ander partye se leuns val soos onderandere die Front Nasionaal nie. Hulle sal nooit selfbeskikking vir jou kan beding nie, nie vandag nie en ook nie oor n 100 jaar nie! Hulle teer op leuns en vals verwagtinge wat hulle skep om ondersteuning te verky! Net die VF+ sal dit kan bemagtig met jou ondersteuning natuurlik in hulle!

**Stem reg, stem VF+**

Betekenis en implikasies van Selfbeskikking




# 1. Inleiding

Sedert die Volkstaatraad sy verrigtinge voltooi het, en in Maart 1999 sy Verslag aan die regering van Pres Mbeki oorhandig het, het daar nie veel tekens van 'n hunkering na Selfbeskikking vanuit die breë Afrikaner-geledere verskyn nie. Bylas - (Vryheids Front plus het net bo die 128 000 stemme gekry na baie mense gedink het daar is wel kanse vir reenboognasie en toe vir die DA gestem)

Afgesien van die Vryheidsfront , wat as politieke party die begrip in die Parlement, by verskillende Provinsiale Wetgewers en ook in Stadsrade, verteenwoordig, het Afrikaners skynbaar hul belangstelling in die konsep verloor.

Uitsonderings wat egter genoem moet word, is die aktiwiteite van die Orania Beweging, met hul toewyding aan die selfstandige werksaamhede te Orania, en ook die suksesse wat op Kleinfontein, oos van Pretoria behaal is.

Blykbaar is die meerderheid Afrikaners nie meer besorg oor hul reg tot selfbeskikking, as 'n volk nie – 'n verskynsel wat die pogings van Afrikaners wat wel daarna streef, uiters bemoeilik het, en wat tot onnodige vertraging en frustrasie op alle vlakke lei.

# 2. Definisies

Selfbeskikking is die term wat gebruik word om aan te dui dat die status van 'n eie regering , van 'n bepaalde gemeenskap, bestaan. Die term , in die Engelse taal, is "self - determination".

• Die HAT 2011, beskryf die term "selfbeskikkingsreg", soos volg : " Reg om oor die eie lot te beslis, bv van 'n volk om self te bepaal watter regering dit wil hê."

• The Free Dictionary beskryf dit soos volg : (Government, Politics & Diplomacy) : The right of a nation or people to determine its own form of government without influence from outside.

• Cambridge Dictionary se definisie is : The ability or power to make decisions for yourself, especially the power of a nation to decide how it will be governed.

• Die Nederlandse Encyclo Online Encyclopedie beskryf dit soos volg : Zelfbeschikkingsrecht - Het

zelfbeschikkingsrecht is een internationaal bepaald begrip dat volkeren van de hele wereld toelaat te bepalen onder welke soevereiniteit ze vallen. Het werd het eerst geformuleerd door Woodrow Wilson in 1916. en ook : het recht van een volk om een eigen staat te stichten

# 3. Die Akkoord tussen die ANC en die Vryheidsfront

Op 23 April 1994 is ‘n Akkoord tussen die Vryheidsfront en die ANC onderteken ; die Nasionale Party,wat op daardie datum nog die Regering gevorm het , het dit ook onderteken.

Die Akkoord was die praktiese resultaat van weke se uiters moeilike onderhandeling tussen die leierskap van die Vryheidsfront en dié van die ANC. Die Akkoord se inhoud is van so’n aard, dat , afgesien van enkele tegniese ooreenkomste, die volgende woordeliks aangehaal moet word:

*

“The Parties represented by these delegations record the following agreement:

1. The parties agree to address, through a process of negotiations, the idea of Afrikaner self-determination, including the concept of a Volkstaat.

2. The parties further agree that in the consideration of these matters, they should not exclude the possibility of local and/or regional and other forms of expression of such self-determination.

3. They agree that their negotiations shall be guided by the need to be consistent with and shall be governed by the requirement to pay due consideration to Constitutional Principle 34, other provisions of the Constitution of the Republic of South Africa, Act 200 of 1993, as amended, and that the parties take note of the memorandum of agreement as referred to above.

3.1. Such consideration shall therefore include matters such as:

3.1.1 Substantial proven support for the idea of self-determination including the concept of a Volkstaat;

3.1.2 The principles of Democracy, non-racialism and fundamental Rights;

3.1.3 And, the promotion of Peace and national Reconciliation

4. The parties further agree that in pursuit of 3.1.1 above, the support of the idea of self-determination in a Volkstaat will be indicated by the electoral support which parties with a specific mandate, to pursuit the realisation of a Volkstaat, will gain in the forthcoming election.

4.1 The parties also agree that, to facilitate the consideration of the idea of a Volkstaat after the elections, such electoral support should be measured not only nationally, but also by counting the provincial votes at the level of:

4.1.1 the electoral district, and

4.1.2 wherever practical the polling stations as indicated by the parties to, and agreed to by, the Independent Electoral Commission.

5. The parties agree that the task of the Volkstaatraad shall be to investigate and report to the Constitutional Assembly and the Commission on the Provincial Government on measures which can give effect to the idea of Afrikaner self-determination, including the concept of the Volkstaat.

6. The parties further agree that the Volkstaatraad shall form such advisory bodies as it may determine.

7. In addition to the issue of self-determination, the parties also undertake to discuss among themselves and reach agreement on matters relating to matters affecting stability in the agricultural sector and the impact of the process of transition on this sector, and also matters of stability including the issue of indemnity in as much as the matter has not been resolved.

8. The parties further agree that they will address all matters of concern to them through negotiations and that this shall not exclude the possibility of international mediation to help resolve such matters as may be in dispute and/or difficult to conclude.

8.1 The parties also agree that paragraph 8.0 shall not be read to mean that any of the deliberations of the Constitutional Assembly are subject to international mediation, unless the Constitutional Assembly duly amends the Constitution to enable this to happen.

8.2 The parties also affirm that, where this Accord refers to the South African Government, it refers to the South African Government which will rule South Africa until the April 1994-elections.

*

Die Akkoord is in ag geneem tydens die opstel en verwerking van die RSA Grondwet van 1996 ; die Artikel wat die kwessie van Selfbeskikking in hierdie Grondwet aanspreek, lui soos volg:

235. Selfbeskikking

"Die Suid-Afrikaanse bevolking as geheel se reg op selfbeskikking soos in hierdie Grondwet vergestalt, belet nie, binne die raamwerk van dié reg, die erkenning nie van die konsep van die reg van enige gemeenskap wat 'n gemeenskaplike kultuur- en taalerfenis deel, op selfbeskikking binne 'n territoriale entiteit in die Republiek of op enige ander wyse, soos deur nasionale wetgewing bepaal."

4. Voorbeelde van Opsies

Binne die raamwerk van Artikel 235, het Afrikaners wat selfbeskikking nastreef en dit in ‘n werklikheid wil omskep, verskeie opsies; daar is ook voorbeelde wat gebruik kan word om ons eie unieke vorm van selfbeskikking te skep . Die volgende verdien vermelding:

a. Orania en die Orania Beweging.

Die ontstaan en ontwikkeling van die dorp Orania, langs die Oranjerivier in die Noord-Kaap, is algemeen bekend. Die webwerf wat deur die bestuur van Orania in stand gehou word, beskryf die nedersetting en die Orania Beweging, soos volg:

“Orania is ‘n selfstandige Afrikaner- gemeenskap wat streef na Afrikanerselfbeskikking binne ‘n federale Suid-Afrika. Die Orania Beweging is ‘n kultuur-politieke instelling wat steun werf vir die ideaal van Afrikanerselfbeskikking.“

b. Kleinfontein

Die bestaan van die nedersetting op Kleinfontein, is ‘n volgende voorbeeld van praktiese selfbeskikking. Kleinfontein is geleë op die Magaliesbergreeks 30km Suid-Oos van Pretoria op die historiese terrein waar die slag van Donkerhoek (Diamond Hill) tydens die Tweede Vryheidsoorlog plaasgevind het.

Die bestuur van Keinfontein beskryf hul missie soos volg:

Om die eiendom in sy besit in 'n leefruimte vir vryheidsliewende lede van die Boere-Afrikanervolk te ontwikkel, waar hulle alle fasette van hulle eiesoortige volksbestaan, waarvan hulle Christelike geloof, taal en kultuur die belangrikste is, vrylik, onbedreig en onverhinderd kan uitleef in 'n plaaslike welvarende ekonomie wat op volkseie arbeid gevestig is.

c. Tiende Provinsie

Die verwysing na ‘n Tiende Provinsie, wat deur Afrikaners bestuur moet word, om sodoende die Reg tot Selfbeskikking prakties tot uitvoer te bring, is al dikwels in Afrikanergeledere geopper.

So’n provinsie sal afgebaken moet word , uit die tans bestaande nege provinsies van die RSA ; die moontlike gebied vir so’n provinsie kan die Noord Kaap wees, wat deur die fisiese besetting deur Afrikaners , sodanig bevolk kan word, dat Afrikaners aldaar fisies ‘n meerderheid vorm.

Die vraag of Afrikaners in beduidende getalle na so’n Provinsie sal verhuis, of daar ‘n bestaan sal wil voer, is nog nie beantwoord nie.

Die vestiging van ten minste drie dorpe, met elkeen ‘n bevolking van ongeveer 40 000 Afrikaner-inwoners, kan mos met verloop van tyd, ontwikkel tot ‘n selfversorgende en lewensvatbare Afrikanergemeenskap, waar Afrikaners hul strewe na vryheid kan uitleef?

d. Sub- Rade met Selfstandigheid

Die Munisipale Strukture Wet van 1998 maak voorsiening vir die stigting van Munisipale Sub-Rade deur die Munisipale Metropolitaanse Rade ; gewone Munisipaliteite kan dit tans nog nie doen nie.

So’n Sub-Raad bestuur die gebied waarvoor die Sub-Raad verkies is ; dit kan uit meer as een wyk bestaan. Elke Sub-Raad moet ook ‘n spesifieke naam kry.

Die Wet skryf ook die samestelling van die Sub-Raad voor, en magtig ook die betrokke Metro Raad om die finansiële aspekte van die Sub-Raad se gebied voor te skryf.

Die Sub – Raad bestuur dan sy gebied self, dmv gedelegeerde bevoegdhede. As ‘n Afrikaner-gemeenskap dus daarop aandring, kan so’n gemeenskap mos ‘n Sub-Raad bestuur.

e. Kanton op Switserse Model

Die politieke stelsel wat al sedert die 16de eeu in Switserland bestaan, en wat gereeld aangepas is , is gebaseer op ‘n stelsel van kantonne ; die woord “kanton” is van Franse afkoms , en beteken ““distrik “ of “ hoek”.

Elke kanton is onafhanklik, maar word op nasionale vlak deur Federale Wette beheer. Die grootte van kantonne wissel van 37 vk meter tot 7,000 vk meter, en die inwonertal wissel vanaf 15,471 tot 1,244,400.

Daar is tans 26 kantonne in Switserland. Kantonne bestuur hulself volgens ‘n Direkte Demokrasie-model, wat deur “Wikipedia” soos volg beskryf word : Direct democracy (or pure democracy)

[1] is a form of democracy in which people vote on policy initiatives directly, as opposed to a representative democracy in which people vote for representatives who then vote on policy initiatives.

[2] Depending on the particular system in use, it might entail passing executive decisions, making laws, directly electing or dismissing officials and conducting trials. Two leading forms of direct democracy are participatory democracy and deliberative democracy.

Dit beteken dus dat die inwoners van die munisipaliteite telkens direkte besluite moet neem oor munisipale beleid en regulasies Elke Kanton lewer sy eie munisipale dienste, en hef sy eie belastings.

‘n Kantonstelsel kan, met die nodige aanpassings, in die RSA, ‘n lewendige en selfs welvarende munisipale model wees.

f. Art 235 – Munisipaliteite

Indien die Orania-nedersetting in terme van Art 235 van die Grondwet mag bestaan, kan die afleiding gemaak word dat soortgelyke ander vorme van self-bestuur ook op ander plekke, kan ontstaan.

Ek verwys dus na so'n dorp as 'n Artikel 235-munisipaliteit, by gebrek aan 'n ander definisie – dit dui die unieke status van so'n munisipaliteit aan.

Dit impliseer dat enige gemeenskap, of dit nou Afrikaners, Indiërs, Khoi-San of enige ander kultuurgemeenskap is, wat so'n reg wil uitoefen, dit wel mag doen.

# 5. Die Pad Vorentoe

Nou, 22 jaar na die aanvaarding van die 1996-Grondwet, het die Afrikaner se staatkundige situasie geen verandering ondergaan nie; ons is burgers van 'n eenheidstaat, en ons word regeer deur die African National Congress.

Die vraag ontstaan dus, wat kan ons daaraan doen ? Lesers se voorstelle word gretig afgewag, terwyl ek graag die volgende onder u aandag wil bring:

a. Stem Vryheidsfront Plus Afrikaners en ander landgenote wat Selfbeskikking verkies bo die huidige bedeling , moet asseblief tydens komende verkiesings vir die VF Plus stem!

Om vir ander opposisie –partye te stem, help die Afrikaners niks – daardie stemme verdwyn in die getalle van anti-ANC stemme, en kan nie as pro-selfbeskikkingstemme getel word nie.

Kiesers wat nie vir VF Plus stem nie, straf die party en negeer die beleid van Selfbeskikking.

b. Werf Steun in die Buiteland

Almal van ons wat vriende in Europa of die VSA het, moet daardie vriende ingelig hou oor die situasie in die RSA. Moedig vriende aan om aan hul koerante te skrywe, en ook vrae te vra aan hul politici.

Verder moet ons op hoogte bly van organisasies in die buiteland, wat ons goedgesind is , en gereeld met hulle skakel.

c. Ondersteun Burgerregte-organisasies

Verskeie Afrikaner-burgerregte organisasies is sedert 1994 gestig; die stigting van sulke organisasies op terreine waar daar nog nie so'n organisasie bestaan nie, is noodsaaklik.

Graag word enkele organisasies wat suksesvol is , gemeld :

i. Die Erfenisstigting.

ii. Die Orania Beweging

iii. Die Solidariteit Beweging

iv. Vereniging van Regslui vir Afrikaans v. Ensovoorts.

Die webblad van elkeen van bg organisasies toon die wetenswaardighede van elkeen. Ons moet ons eie organisasies ondersteun!

d. Dring aan op die Regte van Minderhede

Internasionaal erkende minderheidsregte is deur die jare opgestel en beproef , ten einde diskriminasie en onderdrukking van minderhede te verhoed.

Afrikaners moet op hoogte bly van verwikkelinge in dié verband, en ons regte eis, waar en wanneer nodig.

e. Konfronteer die Regering

Ons moet nie huiwer om die regering, op Munisipale, Provinsiale en Nasionale vlak te konfronteer , as hulle fouteer nie. As belastingbetalers het ons ‘n reg en plig om politici en amptenare te wys op hul foute of nalatigheid.

f. Bestudeer Voorbeelde.

Daar is etlike voorbeelde van volke wat selfbeskikking behaal het, na jare se onderhorigheid aan ‘n regering wat hulle nie as hul eie ervaar het nie.

DIE VOORBLAD het ‘n paar sulke voorbeelde reeds gepubliseer, en dit kan steeds by die regte skakel op die webwerf gelees word.

Interessante voorbeelde is onder andere ook die situasie van die Vlaamse volk in België, die Duitse inwonders van Tirool, en selfs die Iere in die Verenigde Koningryk .

## g. Propageer Selfbeskikking

Die alternatief vir onderhorigheid aan ‘n ANC-regering, is selfbeskikking. As ons dit nie verkondig nie, gaan niemand daarvan weet nie.

As ons dit nie bestudeer nie, gaan ons self nie weet hoe dit werk nie ; en as ons dit nie self najaag nie, gaan niemand dit vir ons gee nie.

**Die bal is in *ons* hande.**

# Agtergrond van VF+ sedert 1994

Die Vryheidsfront is op 4 Maart 1994 gestig. Die party het destyds besluit om deur deelname aan die demokratiese proses sy doelwitte van minderheidsregte en selfbeskikking na te jaag. ’n Grondwetlike wysiging kort voor die algemene verkiesing van 1994 het voorsiening gemaak vir ’n grondwetlike beginsel wat kulturele en etniese minderheidsgroepe in staat sou stel om hulle vir die bevordering van selfbeskikking binne die raamwerk van die grondwet te beywer. Dit het die weg gebaan vir die Vryheidfront se deelname in die eerste demokratiese verkiesings.

In die algemene verkiesing van 1994 het die destydse Vryheidsfront onder die leierskap van Generaal Constand Viljoen 424 555 stemme (2,2% van die nasionale stemme) gekry. Dit het aan die party nege lede in die eerste nasionale vergadering besorg. In die algemene verkiesing van 1999 het die steun van die party afgeneem tot 127 217 (0,8% van die nasionale stemme).

In September 2003, kort voor die 2004-verkiesing het die Konserwatiewe Party (KP) en die Afrikaner Eenheidsbeweging (AEB) hulle aan die sy van die Vryheidsfront geskaar. Die Vryheidsfront sou sedertdien as die Vryheidsfront Plus bekend staan. In die 2004-verkiesing het die party se steun toegeneem tot 139 465 stemme of 0,89% van die uitgebragte stemme. Dit het aan die party 4 lede in die Nasionale Vergadering en 1 lid in die Nasionale Raad van Provinsies besorg. Die party het ook verteenwoordiging in 5 van die 9 provinsiale wetgewers.

Die Vryheidsfront Plus word ook nou verbind met die Afrikanergemeenskap van Orania, wat die enigste dorp in Suid-Afrika is met ’n VF-burgemeester, en is voorstanders van die Afrikaner-Volkstaatidee.

Die Vryheidsfront Plus beywer hom daarvoor om die Afrikaner se stem op al die vlakke van regering te verteenwoordig. Die party kan dus nie staat maak op groot getalle stemme nie, omdat die Afrikaner ’n minderheid in Suid-Afrika is. Hulle strategie om resultate te lewer vir die Afrikaner berus eerder in die manier waarop hulle die regerende party nader.

Die party poog ook meganismes buiten gewone politiek te gebruik om Afrikaners te bevoordeel. Dit word gedoen as deel van die party se strategie van “Meer as net opposisie”. ’n Voorbeeld hiervan is die webwerf SA Talent wat Suid-Afrikaners uitnodig om hulle kundigheid op ’n databasis te registreer as ’n alternatief vir die invoer van buitelanders om agteruitgang in die staatsdiens en munisipaliteite te verhoed. Kundige Suid-Afrikaners in Suid-Afrika en die buiteland word volgens die party tans weens regstellende aksie verhinder om dit te doen.[3]

Meer onlangse suksesse van die Vryheidsfront Plus is ’n geding in die Hooggeregshof van Suid-Afrika om Suid-Afrikaners (waaronder baie Afrikaners) wat hulle tans in die buiteland bevind te laat stem. Die hof het in die VF+ se guns beslis en duisende Suid-Afrikaners het hul stemreg teruggekry en kon eers in die 2009- en 2014-verkiesings in die buiteland stem.